396

# Aanskou die Heiland, sien die kruis

Aan - skou die Hei - land, sien die kruis
die He - mel - vors, ver - ag, ver - guis.
Vir my het Hy Hom daar laat hang.
Hy leef, Hy sterf - in my be - lang.

2

Hy hang, van God en mens verlaat,

Hy seën waar ander spot en haat.

Hy bly verdra, vergeef, versoen -

in só 'n redder sal ek roem.

3

Vir al my skuld het Hy betaal;

vir my in helle-angs gedaal.

Sy kruis, sy liefde onbegrens,

ontsluit in my 'n nuwe mens.

4

Hom kan ek nou met vreugde dien

in ruimte deur sy kruis voorsien.

'n Liefde so volmaak en vry

eis alles, alles ook van my.